# Aan U, ons Vader, lof en dank

462

Aan U, ons Va - der, lof en dank,
met bly - e hart, met bly - e klank
vir son-skyn en vir re - ën.
U het ge - sorg, U het be - skik
'n oes waar-deur U ons ver - kwik
dank, Va - der, vir u se - ën.

1 2 3

X Lied :

2

U gee die plan en energie;
die kleinste saad laat U ontkiem -
- vir alles sorg U, Vader.
U laat ons droom, beplan en spit;
U leer ons wag; U leer ons bid -
- ons leef uit u genade.

3

U maak ons dankbaar, vrolik, bly -
met sorg is lande voorberei
wat nou hul opbrengs lewer.
Die plante, elkeen na sy soort,
bring blom en vrug en sade voort.
Ons eer U, grote Gewer.